WIKIPEDIA

# Filosofie

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Filosofie** of **wysbegeerte** is 'n vakgebied wat die kennis van, en insig in 'n verskeidenheid fundamentele sake najaag, soos byvoorbeeld realiteit, kennis, betekenis, waarde, bestaan en waarheid. In omgangstaal word die term *filosofie* baie keer gebruik om te dui op 'n ingesteldheid, uitgangspunt of lewensbeskouing. Hierdie artikel handel eerder oor filosofie as 'n akademiese vakgebied.



*Die Skool van Athene*, 'n fresco deur Raphael

Histories het 'filosofie' enige kennisversameling omvat.[1] Vanaf die tyd van die Antieke Griekse filosoof Aristoteles tot die 19de eeu, het 'natuurfilosofie' sterrekunde, geneeskunde en fisika behels. Isaac Newton se wiskundige beginsels van natuurfilosofie uit 1687 word byvoorbeeld later as 'n fisikaboek geklassifiseer. In die 19de eeu het die groei van moderne navorsingsuniversiteite gelei tot die professionalisering en spesialisering van akademiese filosofie en ander dissiplines.[2][3] In die moderne era het sommige ondersoeke wat tradisioneel deel van die filosofie was, afsonderlike akademiese dissiplines geword, waaronder sielkunde, sosiologie, taalkunde en ekonomie.



Kaart van Europa wat die werkplekke van die belangrikste filosowe vertoon

Ander ondersoeke wat nou verband hou met kuns, wetenskap, politiek of ander beroepe, was steeds deel van die filosofie. Byvoorbeeld is skoonheid objektief of subjektief?[4][5] Is daar baie wetenskaplike metodes of net een. [6] Is politieke utopie 'n hoopvolle droom of hopelose fantasie?[7][8][9] Belangrike subvelde van akademiese filosofie sluit in metafisika ("gemoeid met die fundamentele aard van werklikheid en wese"), epistemologie (oor die "aard en grond van kennis [en] ... die grense en geldigheid daarvan" ), etiek, estetika, politieke filosofie, logika en wetenskapfilosofie.

Iemand wat filosofie beoefen, word 'n **filosoof** genoem. Filosofie kan ook verwys na die kollektiewe werk van die groot filosowe.

## Inhoud

# Inleiding

## Kennis

Tradisioneel verwys die term "filosofie" na enige kennisversameling (*body of knowledge*).[1][10] In hierdie sin is filosofie nou verwant aan godsdiens, wiskunde, natuurwetenskap, onderwys en politiek. Newton se wiskundige beginsels van natuurfilosofie uit 1687 word in die 2000's geklassifiseer as 'n boek van fisika; hy gebruik die term 'natuurfilosofie' omdat dit dissiplines omvat het wat later verband hou met wetenskappe soos sterrekunde, geneeskunde en fisika.

In die eerste deel van die eerste boek van sy *Academica* het Cicero die verdeling van filosofie in logika, fisika en etiek bekendgestel. Hy kopieer Epikurus se verdeling van sy leer in kanon, fisika en etiek. In afdeling dertien van die eerste boek van sy *Vitae Philosophorum* het die derde-eeuse Diogenes Laërtius, die eerste filosofiese historikus, die tradisionele verdeling van filosofiese ondersoek in drie dele aangebied:

- Natuurlike filosofie ('fisika', uit *ta physika*, 'dinge wat met die natuur te make het (*physis*)' was die studie van die samestelling en prosesse van transformasie in die fisiese wêreld;
- Morele filosofie ('etiek', uit *êthika*, letterlik, 'te make met karakter, ingesteldheid, maniere') was die studie van goedheid, reg en verkeerd, geregtigheid en deug.
- Metafisiese filosofie ('logika') was die studie van bestaan, oorsaaklikheid, God, logika, vorms en ander abstrakte voorwerpe (*meta ta physika* letterlik: 'Na [die boek] die *Fisika*)[11]

Hierdie verdeling is nie uitgedien nie, maar het verander. Die natuurfilosofie is verdeel in die verskillende natuurwetenskappe, veral sterrekunde, fisika, chemie, biologie en kosmologie. Vanuit die morele filosofie het die sosiale wetenskappe ontstaan, maar sluit steeds waardeteorie in (insluitend estetika, etiek, politieke filosofie, ens.). Vanuit die metafisiese filosofie het formele wetenskappe soos logika, wiskunde en wetenskapsfilosofie ontstaan, maar dit sluit steeds epistemologie, kosmologie en andere in.

## Filosofiese vooruitgang

Baie filosofiese debatte wat in antieke tye begin het, word vandag nog bespreek. Colin McGinn en andere beweer dat geen filosofiese vooruitgang gedurende daardie periode plaasgevind het nie.[12] David Chalmers en ander sien daarenteen vooruitgang in filosofie soortgelyk aan dié in die wetenskap,[13] terwyl Talbot Brewer aangevoer het dat 'vooruitgang' die verkeerde standaard is om filosofiese aktiwiteite mee te beoordeel.[14]

# Die geskiedenis van die filosofie

*Sien hoofartikel geskiedenis van die filosofie*

Die geskiedenis van die filosofie verwys na die totaliteit van teorieë en dokrines wat deur die eeue heen deur denkers geformuleer word. Volgens *The Oxford Dictionary of Philosophy* begin die wetenskap van die filosofie met die Indo-Iraniërs vanaf 1500 voor Christus. In die Weste verskyn vanaf die 6e eeu v.C. die eerste tekens van wat filosofie genoem word met die Oud-Griekse pre-Sokratiese denkers, gevolg deur Sokrates, wat beskou word as die ware vader van hierdie dissipline, en wie in sy voetspore volg: Plato, Aristoteles en die sokratiese skole. Die filosofie as dissipline bly groei tydens die Hellenistiese tydperk, in die besonder die stoïsisme, die epikurisme, die sinisme en die skeptiese skool, wat ook in die Romeinse tyd voortgesit word. Vanaf die latere oudheid en die middeleeue staan die neoplatonisme en die Christelike filosofie as 'n brug tussen filosofie en religie, en dié is in noue verhouding met die teologie en die Grieks-Arabiese filosofie wat in die middeleeuse filosofie ontwikkel, wat blyk uit die belangrikheid van die skolastiek in hierdie periode. Probleme wat spesifiek betrekking het op die geskiedenis van die filosofie omvat onder meer: "Hoe kan veranderinge in die filosofie histories verantwoord word?" "Hoe is die ontwikkeling van die denke uiteindelik histories te verklaar?" "In welke mate kan filosofiese tekste uit voorafgaande historiese tydperke vandag nog begryp word?"

# Filosofiese tradisies

Filosofiese vrae is oorweeg deur mense van baie tye, volkere en kulture. Die term "filosofie" in 'n Europese of Amerikaanse akademiese konteks verwys oor die algemeen na die tradisies van die westerse beskawing en word gevolglik "westerse filosofie" genoem. In die weste word die term "oosterse filosofie" meestal gebruik as omvattende term om te verwys na die filosofiese tradisies van Asië en die ooste.

Filosofiese tradisies uit spesifieke tye en geloofsrigtings word gereeld apart gesien, byvoorbeeld Antieke filosofie, Christelike filosofie, Hindoe-filosofie, ensovoorts.

Suid-Afrikaanse filosofie uit westerse tradisies word meestal gesien as deel van westerse filosofie. Die bestaan van iets soos Afrikafilosofie (of ander filosofiese tradisies) as onderskeibare tradisie word soms bespreek, maar is gewoonlik afwesig of sleg verteenwoordig in meeste akademiese besprekings oor filosofie.

## Westerse filosofie

*Sien hoofartikel Westerse filosofie*

Westerse filosofie verwys na die filosofiese denke en werk van die Westerse wêreld. Histories verwys die term na die filosofiese denke van die Westerse kultuur, beginnend met die Griekse filosofie van die pre-Sokratici soos Thales van Milete (ca. 624 - ca. 546 vC) en Pythagoras (ca. 570 - ca. 495 vC), en wat uiteindelik 'n groot deel van die wêreld dek.[15][16] Die woord filosofie self is afkomstig van die Antieke Griekse filosofie (φιλοσοφία), letterlik, "die liefde van wysheid" (φιλεῖν *phileîn*, "om lief te hê" en σοφία *sophía*, "wysheid").

Daar is verskeie hoofstrome in die moderne Westerse filosofie. Van die mees bekende hoofstrome is:

*Analitiese filosofie* word gekarakteriseer deur bewyse en argumente, aandag aan detail, en 'n presiese benadering tot die analise van die taal van filosofiese vrae om onduidelikheid uit die weg te ruim. Hierdie benadering domineer Engels-Amerikaanse filosofie. Dit het begin met Gottlob Frege, Bertrand Russell, G. E. Moore en Ludwig Wittgenstein met die draai van die 20ste eeu.


Standbeeld van Aristoteles in die Aristotelespark in Stagira

*Kontinentale filosofie* is 'n versamelnaam vir verskeie uiteenlopende denkrigtings, hoofsaaklik uit kontinentale Europa. Dit is gevolglik moeilik om die tradisie as sodanig te beskryf. Dit kan gekontrasteer word met die tradisie van analitiese filosofie in sommige opsigte. Waar analitiese filosowe byvoorbeeld spesifieke probleme analiseer, fokus kontinentale filosowe soms meer op die werk van sleuteldenkers en die verwantskap tussen verskillendes se werk.

Die metodes van analitiese filosofie word soms beskou as nader verwant aan dié van die wiskunde (veral wat formele argumentasie betref), terwyl kontinentale filosofie weer dikwels metodes uit die letterkunde gebruik.

*Eksistensialisme* word gekenmerk as 'n filosofiese beweging waar die individu homself bemoei met filosofiese vrae soos "wat is die sin van die lewe?", "wie is ek?", "wat maak ek in hierdie wêreld en hoe kan ek sin vind in realiteit?". Soren Kierkegaard word meestal beskou as die vader van eksistensialisme, maar dit is egter noodsaaklik om te besef dat daar twee vertakkinge van eksistensialisme is: Christelike eksistensialisme en Ateistiese eksistensialisme. Kierkegaard is die groot sentrale denker van die Christelike eksistensialisme en Jean-Paul Sartre word weer as die sleutelfiguur van die ateistiese eksistensialisme beskou. Hoewel Friedrich Nietzsche ook beskryf word as 'n eksistensialis kom hy eintlik meer in die beweging van nihilisme voor, hoewel hy tog 'n impak op eksistensialisme gemaak het.

*Dekonstruksie* is 'n beweging waarvan Jacques Derrida hoofsaaklik die sleutelfiguur was. Derrida se sentrale idee was dat die hele wêreld in werklikheid 'n "teks" is. Dekonstruksie gaan baie sterk gepaard met die beweging van poststrukturalisme.

Theodor W. Adorno vooraanstaande lid van die Frankfurt Skool skryf die boek *Negatiewe Dialektiek* wat deel vorm van die kritieke teorie. Hoewel Adorno gesidder het wanneer hy die woord "teorie" hoor, het hy tog erken dat 'n mens nie sonder teorie te werk kan gaan in enige vakwetenskap nie. Daarom word sy negatiewe dialektiek tog as teorie beskou. Die negatiewe dialektiek funksioneer basies as 'n teorie wat twee kontrasterende konsepte teenoor mekaar opweeg en dit in negatiewe dialektiek teenoor mekaar laat staan. Met behulp van hierdie negatiewe dialektiese verhouding, kan 'n sentrale idee of begrip gedekonstrueer word om sodoende by die kern van iets uit te kom of om die leemtes van 'n begrip of konsep aan te toon.

## Midde-Oosterse filosofie

Die vroegste bekende filosofiese wysheidsliteratuur is in die streke van die vrugbare halfmaan-gebied, Iran en Arabië, en word vandag meestal deur die Islamitiese kultuur oorheers. Vroeë wysheidsliteratuur vanaf die vrugbare halfmaan was 'n genre wat probeer het om mense te onderrig oor etiese optrede, praktiese lewe en deugde deur verhale en spreekwoorde. In Antieke Egipte het hierdie tekste bekend gestaan as *sebayt* ('leringe') en is dit sentraal tot ons verstaan van die Antieke Egiptiese filosofie. Die Babiloniese sterrekunde bevat ook baie filosofiese bespiegelinge oor kosmologie wat die Antieke Grieke beïnvloed het. Joodse filosofie en Christelike filosofie is religio-filosofiese tradisies wat ontwikkel het in die Midde-Ooste en in Europa, wat albei sekere vroeë Judaïstiese tekste (hoofsaaklik die *Tanakh*) en monoteïstiese oortuigings deel. Joodse denkers soos die Geonim van die Talmudic Academies in Babilonië en Maimonides het hul besig gehou met die Griekse en Islamitiese filosofie. Later het die Joodse filosofie onder Westerse intellektuele invloede gekom en sluit die werke van Moses Mendelssohn in wat die *Haskalah* (die Joodse Verligting), die Joodse eksistensialisme en die Hervormde Judaïsme ingelei het.

Die pre-Islamitiese Iraanse filosofie begin met die werk van Zoroaster, een van die eerste bevorderaars van monoteïsme en van die dualisme tussen goed en kwaad. Hierdie dualistiese kosmogonie het latere Iranse ontwikkelings soos Manichaeïsme, Mazdakisme en Zurvanisme beïnvloed.


'n Iraanse portret van Avicenna op 'n silwer vaas. Hy was een van die invloedrykste filosowe van die Islamitiese Goue tydperk.

Na die Moslem-verowerings het die vroeë Islamitiese filosofie die Griekse filosofiese tradisies in nuwe innoverende rigtings ontwikkel. Hierdie Islamitiese Goue Eeu het Europese intellektuele ontwikkelings beïnvloed. Die twee hoofstrome van vroeë Islamitiese denke is Kalam wat fokus op Islamitiese teologie en Falsafa wat gebaseer is op Aristotelianisme en Neoplatonisme. Die werk van Aristoteles was baie invloedryk onder die falsafa soos al-Kindi (9de eeu), Avicenna (980 - Junie 1037) en Averroes (12de eeu). Ander soos Al-Ghazali was baie krities oor die metodes van die Aristoteliaanse falsafa. Islamitiese denkers het ook 'n wetenskaplike metode, eksperimentele medisyne, 'n teorie van optika en 'n regsfilosofie ontwikkel. Ibn Khaldun was 'n invloedryke denker in die geskiedenisfilosofie.

In Iran het die verskeie skole van Islamitiese filosofie na die Goue Eeu voortgegaan en het strome soos Illuminasionistiese filosofie, Soefi-filosofie en Transendentale teosofie ingesluit. In die 19de en 20ste eeu het die Nahda-beweging (ontwaking of renaissance) die hedendaagse Islamitiese filosofie beïnvloed.

## Indiese filosofie

Indiese filosofie (Sanskrit: *darśana*; 'wêreldbeskouings', 'lering')[17] verwys na die uiteenlopende filosofiese tradisies wat sedert die antieke tyd op die Indiese subkontinent ontstaan het. Jainisme en Boeddhisme het ontstaan aan die einde van die Vediese periode, terwyl Hindoeïsme na vore gekom het na die einde van die Vediese periode as 'n samesmelting van uiteenlopende tradisies.

Hindoes klassifiseer hierdie tradisies meestal as ortodoks of heterodoks - -*āstika* of *nāstika* - afhangend van of hulle die gesag van die Vedas en die teorieë van Brahman en Atman (siel, self) daarin aanvaar.[18][19] Die ortodokse skole sluit die Hindoe-tradisies van denke in, terwyl die heterodokse skole die Boeddhistiese en die Djain-tradisies insluit.[20] Ander skole sluit in die *Ajñana*, *Ajivika* en *Cārvāka* wat oor die geskiedenis uitgesterf het.[21][22]

Belangrike Indiese filosofiese konsepte wat deur die Indiese filosofieë gedeel word, is dharma, karma, artha, kama, dukkha (lyding), anitya (anicca-verganklikheid), dhyana (jhana, meditasie), verloëning (met of sonder monastisisme of asketisme), verskillende samsara's met siklusse van wedergeboorte, moksha (nirvana, kaivalya, bevryding van wedergeboorte), en deugde soos *ahimsa*.[23][24]

### Djain filosfie

Djain-filosofie aanvaar die konsep van 'n permanente siel (*jiva*) as een van die vyf *astikayas*, of ewige oneindige kategorieë wat die substansie van die bestaan vorm. Die ander vier is *dharma*, *adharma*, *akasha* (ruimte) en *pudgala* (materie). Die Djain-gedagte skei materie heeltemal van die siel.[25] Dit het twee belangrike subtradisies: *Digambara* (lug geklee, naak) en *Svetambara* (wit geklee), saam met 'n aantal kleiner tradisies soos *Terapanthis*.[26] Asketisme is 'n groot monastiese deugd in die Djainisme.[27] Uit Djain-tekste soos die *Tattvartha Sutra* word verklaar dat regte geloof, regte kennis en regte gedrag die weg na bevryding

is.[28] Die Djain-gedagte beweer dat alle bestaan siklies, ewig en ongeskape is. Die *Tattvartha Sutra* is die vroegste, mees omvattende en gesaghebbende samestelling van die Djain-filosofie.



Akalanka, 'n Djain-monnik en filosoof uit die 8ste eeu wat invloedryke werke oor Indiese Logika geskryf het

### Boeddhistiese filosofie

Boeddhistiese filosofie begin met die denke van Gautama Boeddha (Tussen sesde en vierde eeu vC) en word in die vroeë Boeddhistiese tekste bewaar. Dit het sy oorsprong in Indië en het later na Oos-Asië, Tibet, Sentraal-Asië en Suidoos-Asië versprei en verskillende tradisies in hierdie streke ontwikkel. Mahayana-vorme is die oorheersende Boeddhistiese filosofiese tradisies in Oos-Asiatiese streke soos China, Korea en Japan. Die Theravada-vorme is oorheersend in Suidoos-Asiatiese lande, soos Sri Lanka, Birma en Thailand.

Omdat onkunde oor die ware aard van dinge as een van die wortels van lyding (*dukkha*) beskou word, is Boeddhistiese filosofie gemoeid met epistemologie, metafisika, etiek en sielkunde. Boeddhistiese filosofiese tekste moet ook verstaan word binne die konteks van meditatiewe praktyke wat veronderstel is om sekere kognitiewe verskuiwings teweeg te bring. Belangrike innoverende konsepte sluit die Vier Edel Waarhede in as ontleding van lyding, *anicca* (tydelikheid) en *anatta* (nie-self).[29][30]

Na die dood van die Boeddha, het verskeie groepe begin om sy belangrikste leringe sistematies te orden, wat uiteindelik tot die ontwikkeling van omvattende filosofiese stelsels genoem "Abhidharma”aanleiding gegee.[31] Na die Abhidharma skole, het Mahayana filosowe soos Nagarjuna en Vasubandhu die teorieë van *sunyata* (leegheid van alle verskynsels) en *vijñapti-matra* (slegs voorkoms) ontwikkel, 'n vorm van fenomenologie of transendentale idealisme. Die Dignāga skool van *pramāṇa* (letterlike vetraling, kennis) het 'n gesofistikeerde vorm van Boeddhistiese logika-epistemologie bevorder.

Daar was talle skole, sub-skole en tradisies van Boeddhistiese filosofie in Indië. Volgens Oxford professor van Boeddhistiese filosofie Jan Westerhoff, die groot Indiese skole van 300 V.C. 1000 CE was:[32]

- Die Mahāsāṃghika tradisie.
- Die Sthavira skole wat die volgende insluit: Sarvgestivharda, Sautrāntika, Vibhajyavāda (later bekend as Theravada in Sri Lanka), en Pudgalavharda.
- Die Mahayana skole, hoofsaaklik die Madhyamaka, Yogachara, Tathāgatagarbha en Tantra.

Na die verdwyning van Boeddhisme uit Indië, het sommige van hierdie filosofiese tradisies voortgegaan om te ontwikkel in die Tibetaanse Boeddhistiese, Oos-Asiatiese Boeddhistiese en Theravada Boeddhistiese tradisies.

### Hindoeïstiese filosofie

Die Vedas-gebaseerde ortodokse skole vorm deel van die Hindoe-tradisies en word tradisioneel in ses darsanas geklassifiseer: Nyaya, Vaisheshika, Samkhya, Yoga, Mīmāṃsā en Vedanta.[33][34] Die Vedas as kennisbron is verskillend geïnterpreteer deur hierdie ses skole van Hindoe-filosofie, met verskillende vlakke

van oorvleueling. Volgens Chadha is dit 'n versameling filosofiese sienings wat 'n tekstuele verband het'.[35] Dit weerspieël ook 'n verdraagsaamheid vir 'n verskeidenheid filosofiese interpretasies binne Hindoeïsme terwyl hulle dieselfde grondslag deel.[36]


Adi Shankara is een van die baie bestudeerde Hindoe-filosowe

Van die vroegste oorlewende Hindoe-mistieke en filosofiese tekste is die Upanishads uit die latere Vediese periode (1000–500 vC). Hindoe-filosowe van die ses skole het stelsels epistemologie (*pramana*) ontwikkel en onderwerpe soos metafisika, etiek, sielkunde (*guna*), hermeneutiek en soteriologie ondersoek binne die raamwerk van die Vediese kennis, terwyl hulle 'n uiteenlopende versameling interpretasies aangebied het.[37]

## Oos-Asiatiese filosofie

Oos-Asiatiese filosofiese denke het in Antieke China begin, en Chinese filosofie begin gedurende die Westerse Zhou-dinastie en die daaropvolgende periodes na die val daarvan toe die 'Honderd Skole van denke' gefloreer het (6de eeu tot 221 vC).[38][39] Hierdie periode is gekenmerk deur beduidende intellektuele en kulturele ontwikkelings en die opkoms van die belangrikste filosofiese skole van China, Konfusianisme, Legalisme en Daoïsme asook talle ander minder invloedryke skole. Hierdie filosofiese tradisies het metafisiese, politieke en etiese teorieë ontwikkel soos Tao, Jin en jang, Ren en Li, wat saam met die Chinese Boeddhisme die Koreaanse filosofie, die Vietnamese filosofie en die Japannese filosofie (wat ook die inheemse Shinto-tradisie insluit) direk beïnvloed het. Boeddhisme het gedurende die Han-dinastie (206 vC - 220 nC) in China aangekom, deur middel van 'n geleidelike transmissie deur die Syroete en deur inheemse invloede verskillende Chinese vorme (soos Chan / Zen) ontwikkel wat versprei het oor die Oos-Asiatiese kulturele sfeer. Gedurende latere Chinese dinastieë soos die Ming-dinastie (1368–1644) sowel as in die Koreaanse Joseon-dinastie (1392–1897) het 'n herlewende Neo-Konfusianisme onder leiding van denkers soos Wang Yangming (1472–1529) die dominante denkskool geword, en is deur die keiserlike staat bevorder.

In die moderne era het Chinese denkers idees uit die Westerse filosofie opgeneem. Chinese Marxistiese filosofie het ontwikkel onder die invloed van Mao Zedong, terwyl 'n Chinese pragmatisme onder Hu Shih en die opkoms van Neo-Konfusianisme deur Xiong Shili beïnvloed is. Moderne Japannese denke het intussen ontwikkel onder sterk Westerse invloede soos die bestudering van die Westerse wetenskappe (*Rangaku*) en die modernistiese Meirokusha-intellektuele samelewing wat voortvloei uit die Europese verligtingsgedagtes. In die 20ste eeu het die staat Shinto en ook Japanese nasionalisme ontstaan. Die Kyoto-skool, 'n invloedryke en unieke Japannese filosofiese skool, het ontwikkel uit Westerse fenomenologie en Middeleeuse Japannese Boeddhistiese filosofie soos dié van Dogen.

## Afrika filosofie

Afrika filosofie is filosofie wat geproduseer word deur Afrikane, filosofie wat Afrika-wêreldbeskouings, idees en temas aanbied, of filosofie wat spesifieke Afrika-filosofiese metodes gebruik. Die moderne Afrika-denke is besig met etnofilosofie, veral met die definisie van die betekenis van Afrika filosofie en die unieke eienskappe daarvan en wat dit beteken om 'n Afrikaan te wees.[40] Gedurende die 17de eeu het die Ethiopiese filosofie 'n robuuste literêre tradisie ontwikkel soos deur Zera Yacob geïllustreer. 'n Ander vroeë Afrikaanse filosoof was Anton Wilhelm Amo (ca. 1703–1759) wat 'n gerespekteerde filosoof in Duitsland geword het. Spesifieke filosofiese idees in Afrika sluit in Ujamaa, die Bantoe-idee van 'Magte', *Négritude*, Pan-Afrikanisme en Ubuntu. Hedendaagse Afrika-denke het ook die ontwikkeling van die professionele filosofie

en die Africana-filosofie gesien, die filosofiese literatuur van die Afrika-diaspora wat strome soos swart eksistensialisme deur Afro-Amerikaners insluit. Sommige moderne Afrika-denkers is beïnvloed deur marxisme, Afro-Amerikaanse literatuur, kritiese teorie, kritiese rasteorie, postkolonialisme en feminisme.

## Subonderwerpe

Onderwerpe wat bestudeer word sluit in:

- Epistemologie
- Metafisika
  - Ontologie
- Etiek
  - Regsfilosofie (Jurispridensie)
- Estetika
- Empirisme
- Fenomenologie
- Idealisme
- Logiese Positivisme
- Kritiese teorie
- Wetenskapsfilosofie
- Taalfilosofie
- Prosesfilosofie
- Rasionalisme
- Nominalisme
- Logika
- Antieke filosofie
- Politieke filosofie
- Geestesfilosofie ("philosophy of mind")
- Filosofiese denkbewegings
- Moderne filosofie
- Oosterse filosofie
- Westerse filosofie

## Verwysings


1. "Philosophy" (http://www.etymonline.com/index.php?allowed_in_frame=0&search=philosophy). *www.etymonline.com*. Online Etymological Dictionary. Besoek op 19 Maart 2016. "Die Engelse woord "*philosophy*" word in ongeveer 1300 gedefinieer as "kennis (*knowledge*), kennisversameling (*body of knowledge*)."
2. Shapin, Steven (1998). [ *Filosofie (http://books.google.com/books?id=6BIr19MTXAMC)* op Google Boeke *The Scientific Revolution*] Check `|url=` value (help) (1st uitg.). University Of Chicago Press. ISBN 978-0-226-75021-7.
3. Briggle, Robert Frodeman and Adam (11 Januarie 2016). "When Philosophy Lost Its Way" (http://opinionator.blogs.nytimes.com/2016/01/11/when-philosophy-lost-its-way/?_r=0). *Opinionator* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200305103353/https://opinionator.blogs.nytimes.com/2016/01/11/when-philosophy-lost-its-way/?_r=0) vanaf die oorspronklike op 5 Maart 2020. Besoek op 25 April 2016.

4. Sartwell, Crispin (2014). Zalta, Edward N. (red.). *Beauty* (http://plato.stanford.edu/archives/spr2014/entries/beauty/) (Spring 2014 uitg.).
5. "Plato, Hippias Major | Loeb Classical Library" (https://www.loebclassics.com/view/plato_philosopher-greater_hippias/1926/pb_LCL167.335.xml). *Loeb Classical Library*. Besoek op 27 April 2016.
6. Feyerabend, Paul; Hacking, Ian (2010). [ *Filosofie (http://books.google.com/books?id=8y-FVtrKeSYC)* op Google Boeke *Against Method*] Check `|url=` value (help) (4th uitg.). Verso. ISBN 978-1-84467-442-8.
7. "Nozick, Robert: Political Philosophy | Internet Encyclopedia of Philosophy" (http://www.iep.utm.edu/noz-poli/#SH3i). *www.iep.utm.edu*. Besoek op 25 April 2016.
8. "Rawls, John | Internet Encyclopedia of Philosophy" (http://www.iep.utm.edu/rawls/#H2). *www.iep.utm.edu*. Besoek op 25 April 2016.
9. More, Thomas (2015). [ *Filosofie (http://books.google.com/books?id=EZajAQAAQBAJ)* op Google Boeke *Utopia*] Check `|url=` value (help) (in English). Courier Corporation. ISBN 978-0-486-11070-7.
10. "Online Etymology Dictionary" (http://www.etymonline.com/index.php?term=philosophy). *etymonline.com* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20170913065035/http://www.etymonline.com:80/index.php?term=philosophy) vanaf die oorspronklike op 13 September 2017.
11. Kant, Immanuel (2012). Kant: *Groundwork of the Metaphysics of Morals* (2de uitgawe). Cambridge University Press. ISBN 9781107401068. "Antieke Griekse filosofie is in drie vertakkings verdeel: natuurwetenskap, etiek en logika."
12. McGinn, Colin (1993). *Problems in Philosophy: The Limits of Inquiry* (1ste uitgawe). Wiley-Blackwell. ISBN 978-1-55786-475-8.
13. "*Video & Audio: Why isn't there more progress in philosophy*? – Metadata". www.sms.cam.ac.uk. Besoek 25 April 2016.
14. Brewer, Talbot (2011). *The Retrieval of Ethics* (1ste uitgawe). Oxford; New York: Oxford University Press. ISBN 978-0-19-969222-4.
15. Kenny, Anthony, *A New History of Western Philosophy*, Hoofstuk 1.
16. Gottlieb, Anthony, *The Dream of Reason: A History of Western Philosophy from the Greeks to the Renaissance*, 1ste Uitgawe, Hoofstukke 1 en 2.
17. "Sanskrit Dictionary for Spoken Sanskrit" (http://spokensanskrit.org/). *spokensanskrit.org* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20191110103425/http://spokensanskrit.org:80/) vanaf die oorspronklike op 10 November 2019.
18. John Bowker, *Oxford Dictionary of World Religions*, bl. 259
19. Wendy Doniger (2014). *On Hinduism* (https://books.google.com/books?id=c8vRAgAAQBAJ). Oxford University Press. p. 46. ISBN 978-0-19-936008-6.
20. Karl Potter (1961). "A Fresh Classification of India's Philosophical Systems". *Journal of Asian Studies* **21** (1): 25–32. doi:10.2307/2050985 (https://dx.doi.org/10.2307/2050985).
21. Andrew Nicholson (2013), Unifying Hinduism: Philosophy and Identity in Indian Intellectual History, Columbia University Press, ISBN 978-0231149877, pp. 2–5
22. P Bilimoria (2000), Indian Philosophy (Editor: Roy Perrett), Routledge, ISBN 978-1135703226, bl. 88
23. William A. Young (2005). *The World's Religions: Worldviews and Contemporary Issues* (https://books.google.com/books?id=GRoqAQAAMAAJ). Pearson Prentice Hall. pp. 61–64, 78–79. ISBN 978-0-13-183010-3.
24. Sushil Mittal; Gene Thursby (2017). *Religions of India: An Introduction* (https://books.google.com/books?id=XpxADwAAQBAJ). Taylor & Francis. pp. 3–5, 15–18, 53–55, 63–67, 85–88, 93–98, 107–115. ISBN 978-1-134-79193-4.
25. "dravya – Jainism" (http://www.britannica.com/topic/dravya). *Encyclopædia Britannica* (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20200509074348/https://www.britannica.com/topic/dravya) vanaf die oorspronklike op 9 Mei 2020.
26. Paul Dundas (2002). *The Jains* (https://books.google.com/books?id=jt6-YXE2aUwC). Psychology Press. pp. 2–3, 45–49, 260–261. ISBN 978-0-415-26606-2.
27. Paul Dundas (2002). *The Jains* (https://books.google.

com/books?id=jt6-YXE2aUwC). Psychology Press. pp. 163–174. ISBN 978-0-415-26606-2.
28. Natubhai Shah (2004). *Jainism: The World of Conquerors* (https://books.google.com/books?id=qLNQKGcDIhsC&pg=PA90). Motilal Banarsidass. pp. 90–95. ISBN 978-81-208-1938-2.
29. Richard Gombrich (2006). *Theravada Buddhism* (https://books.google.com/books?id=jZyJAgAAQBAJ). Routledge. p. 47. ISBN 978-1-134-90352-8., *Aanhaling:* "Daar word beweer dat alle fenomalistiese bestaan (in Boeddhisme) drie ineenskakelende kenmerke het: tydelikheid, lyding en gebrek aan siel of wese."
30. Robert E. Buswell Jr.; Donald S. Lopez Jr. (2013). *The Princeton Dictionary of Buddhism* (https://books.google.com/books?id=DXN2AAAAQBAJ). Princeton University Press. pp. 42–47. ISBN 978-1-4008-4805-8.
31. Westerhoff, Jan, *The Golden Age of Indian Buddhist Philosophy*, Oxford University Press, 2018, bl. 37.
32. Westerhoff, Jan, *The Golden Age of Indian Buddhist Philosophy*, Oxford University Press, 2018, bl. xxiv.
33. Ian Kesarcodi-Watson (1978). "Hindu Metaphysics and Its Philosophies: Śruti and Darsána". *International Philosophical Quarterly* **18** (4): 413–432. doi:10.5840/ipq197818440 (https://dx.doi.org/10.5840/ipq197818440).
34. Edward Craig (2013). *Concise Routledge Encyclopedia of Philosophy* (https://books.google.com/books?id=G05h3H0Zq7cC). Routledge. pp. 353–354. ISBN 978-1-134-59391-0., Aanhaling: "Hindoe-filosofie is die langste oorlewende filosofiese tradisie in Indië. [...] Dit is gebruiklik om ses Hindoe-skole te noem, van die meer as 'n dosyn wat bestaan het, en sodoende verskeie in 'n enkele skool saamgevoeg het. Dit is veral die geval met Vedanta. Die ses is in drie pare gelys: Samkhya-Yoga, Vedanta-Mimamsa, Nyaya-Vaisheshika."
35. M Chadha (2015), *The Routledge Handbook of Contemporary Philosophy of Religion* (Redakteur: Graham Oppy), Routledge, ISBN 978-1844658312, bl. 127–128
36. Arvind Sharma (1990). *A Hindu Perspective on the Philosophy of Religion* (https://books.google.com/books?id=jKewCwAAQBAJ). Palgrave Macmillan. pp. 1–2. ISBN 978-1-349-20797-8., Aanhaling: "Die houding jeens die bestaan van God wissel binne die Hindoe-godsdienstige tradisie. Dit is miskien nie heeltemal onverwags nie, gegewe die verdraagsaamheid vir leerstellige diversiteit waarvoor die tradisie bekend is. Van die ses ortodokse stelsels van die Hindoe-filosofie is daar slegs drie wat die vraag in detail bespreek. Dit is die denkskole wat bekend staan as Nyaya, Yoga en die teïstiese vorme van Vedanta".
37. Frazier, Jessica (2011). *The Continuum companion to Hindu studies*. London: Continuum. bl. 1–15. ISBN 978-0-8264-9966-0.
38. Garfield, Jay L., and William Edelglass, eds. 2011. "Chinese Philosophy." *The Oxford Handbook of World Philosophy*. Oxford: Oxford University Press. ISBN 9780195328998.
39. Ebrey, Patricia (2010). *The Cambridge Illustrated History of China*. New York: Cambridge University Press. p. 42.
40. Janz, Bruce B. 2009. *Philosophy in an African Place (https://books.google.com/books?isbn=0739136682)*. Plymouth, UK: Lexington Books. bl. 74–79.

## Sien ook

- Lys van filosowe

## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Filosofie.
- Wikisource (https://wikisource.org/wiki/Wikisource:Biblioth%C3%A8que_philosophique) by Wikiboeke

